116

# PSALM 116



God het ek lief, om-dat Hy my ver-hoor.



Ek was be-angs; Hy het na my ge-luis - ter.



Toe ek Hom roep van-uit die dood se duis-ter:



"Heer, red my tog," het Hy my stem ge - hoor.

TT Cloete 1 2 3 4 5 6 7

Totius 1 2 3 4 5 6 7 8 9 10




Lied :

2.

God *is g*enadig, *Hy hoor my g*ebed.
Aan *hulp*eloses
*bied Hy sy ont*ferming.
Die *magt*elose
*vind by Hom* beskerming.
Hy *is reg*verdig, *Hy het my g*ered.

3.

Waar *U my* trane *nou beëindig* het,
moet *ek my* in u *goeie guns ver*lustig.
Ek *moet nou* onbe*kommerd*
*wees en* rustig.
Van *dood en* struike*ling is ek g*ered.

TT Cloete

Totius







Lied :



116

4.

Ek *het in* U steeds
*my geloof be*hou,
selfs *toe my* moed en
*krag my wou be*gewe.
S*odat ek* U kan *dien, kon ek bly* lewe.
Op *U al*leen, o *God, kon ek ver*trou.




X Lied :

5.

Van *God se* redding *wil ek nou g*etuig.
Wat *bied ek* Hom
vir *al sy wonder*dade?
Ek *roem Hom* voor
sy *volk vir sy g*enade.
Ek *sal my* offers
*bring en voor Hom* buig.

TT Cloete

Totius






6.

Ek *sal g*etrou U *met my lewe* dien.
Ons *dood sien* U
as *geen geringe* saak nie.
Het *U, o* Heer, my *dan nie*
*vryg*emaak nie?
Juis *in my* nood het *U my raakg*esien.










**7.**

**Voor *almal* sal ek *Hom***
***my dank* bewys.**
**Ek *sal voor* God my *hou***
***by my b*eloftes,**
**en *ek b*etaal Hom *altyd my g*eloftes.**
**Daar *in sy* huis sal *ek die Her*e prys.**

TT Cloete

Totius







Lied :

1

God het ek lief,
want dié getroue Heer
hoor na my stem
uit vrye welbehae;
ek roep Hom aan
in al my lewensdae,
Hy skenk my hulp, Hy red my,
keer op keer.

TT Cloete


Totius



2

Om my was bande‿en strikke
van die dood;
en angste van die hel
het my laat bewe;
ek was benoud, vol droefheid
was my lewe;
maar'k het die Heer gesmeek
in al my nood:

TT Cloete

Totius






3

"Ag, red my, Heer,
na u beloftenis!"
Toe't God gehoor;
Hy is my lofsang waardig;
Hy is die Heer wat goed is
en regvaardig,
en vir sy volk
groot van ontferming is.

TT Cloete

Totius






4

Eenvoudiges wil God
steeds gadeslaan.
‘k Was uitgeteerd, maar Hy
is vol ontferming.
Soek dan, my siel, jou rus
in sy beskerming,
Hy’t jou verlos
en aan jou welgedaan.

5

U het my siel weer
van die dood bevry;
in droefenis droog U,
o Heer, my trane;
U lei my voet
langs nuwe lewensbane,
om in u lig te wandel, lewensbly.

6

Ek het geglo toe ek,
in smart gedaal,
dit uit moes spreek:
“Ek is terneergeboë,”
en uit moes roep,
deur sware smart bewoë:
“Die mens se woord
is enkel leuentaal.”

7

Wat kan 'k die Heer
vir al sy guns vergeld?
Wat kan 'k Hom bring
uit dank vir sy genade?
Ek sal Hom prys
vir sy verlossingsdade
en by die kelk van heil
sy Naam vermeld.

TT Cloete

Totius






8

Al my geloftes,
uitgespreek in nood,
sal ek betaal as ek
voor U mag nader
en met u gunsvolk
in u huis vergader.
Hoe kost'lik, Heer,
is in u oog hul dood!

TT Cloete

Totius







Lied :

9

Ag, Heer, ek is, o ja, ek is u kneg,
seun van u diensmaagd,
in u diens gebore:
my bande is los;
vir hoër diens verkore,
bring ek die offers,
aan U toegeseg.



10

Ek sal u Naam met
dankerkent'nis prys
te midde van die
feestelike skare.
Jerusalem, ek hoor om jou altare
die lofgeluid wat
tot Gods eer verrys.




